83

# PSALM 83

Moet nie af - sy- dig staan,
laat al-mal nie be-gaan,
hou U nie stil nie, He -re.
Hoor net hoe gaan hul aan
wat teen U op kom staan:
Hul gaan teen U te ke - re.

1 1b 2 2b 3 3b 4 4b

X Lied :

1(b)

U volk moet dit ont-geld
van - we - ë hul ge-weld,
hul spaar ons, Heer, geen lis nie.
Teen ons word saam-ge-span,
slu din-ge word be-plan
tot ons geen volk meer is nie.

2

Hul het hul eens-ge-sind
teen U, o God, verbind
en saam teen U be-raad-slaag.
Met al die seuns van Lot
trek hul-le op, o God,
en maak teen U 'n aan - slag.

## 2(b)

Hul kom van oos en wes,
van suid en noord die res;
ver - nie - tig hul - le al - mal.
Ver - slaan die vy - and, Heer,
soos voor-heen keer op keer.
Be - vry ons uit die aan - val.

3.
Laat hul soos *bosse* tol
wat *oor die vlaktes* rol,
ver*jaag, verward en* kwesbaar.
Laat *hulle dan* erken
U *het die stryd* gewen,
al*magtige oor*winnaar.

**3(b)**

**Wil *U, Heer, hul be*straf.**
**Strooi *hulle uit soos* kaf,**
**soos *stoppels in 'n* dwarrel.**
**Ver *woes hul kort en* klaar.**
**Laat *hulle deurm*ekaar**
**in *werwelwind*e skarrel.**

4.

Laat hul die aftog blaas,
laat hulle inderhaas
voortvlugtend uitmekaargaan.
Wis almal uit, o Heer,
laat vlamme hul verteer,
soos berge wat in brand staan.

4(b)

Laat *skaamte hulle* tref,
laat *hul verskrik besef*:
U, *Here, U is* enig.
U *heers en U al*leen
oor *gans die aarde* heen.
U *Naam, o Heer, is* ewig.